Jammer, iewers glo ek het 'n fout gekom. Hier volg die bulletin in teksformaat:

SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 27 JANUARIE 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

LISENSIEFOOIE VAN 2001 RAE-KANDIDATE OPGRADERING VAN ROEPSEINE INTEGNET KEER TERUG VOLGENDE RAE SAATI MAANDVERGADERING NOODOEFENINGE QSL-BURO TRINIDADE EILANDE DX-PEDISIE KLUBNUUS

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

LISENSIEFOOIE VAN 2001 RAE-KANDIDATE

Lisensierekenings wat deur OKOSA gelewer is aan al die kandidate wat in 2001 die RAE geskryf het, is foutief. Die lisensiefooi vir 2002 beloop slegs R27,00. Op die rekenings van hierdie kandidate word ook 'n fooi gehef vir agterstallige lisensiefooie en RAE-sertifikaat. Hierdie fooi was egter ingesluit by die eksamenfooi en is reeds geruime tyd gelede deur die SARL aan OKOSA oorbetaal. OKOSA het egter nog nie hierdie betalings verwerk nie en van daar die fout op die rekenings. Die SARL is in verbinding met OKOSA om hierdie fout reg te stel.

Indien kandidate reeds die volle rekening vereffen het, sal daar vervolgens 'n kredietbedrag op u rekening verskyn.

OPGRADERING OF WYSIGING VAN ROEPSEIN

Die SARL wil dit graag onder die aandag van amateurs bring dat wanneer 'n ZR opgradeer na ZU of ZS, word die volgende dokumentasie benodig:

1 Die oorspronklike Morsekode toetsverslag, uitgereik deur die betrokke eksaminators; 2 'n Voltooide Lisensieaansoekvorm van OKOSA; 3 'n Gewaarmerkte afskrif van eerste bladsy van die kandidaat se ID dokument; 4 'n Gewaarmerkte afskrif van die kandidaat se vorige lisensie of OKOSA sertifikaat; 5 Die nodige betaling aan die SARL.

Wanneer 'n amateur bloot sy roepsein wil verander, word bogenoemde dokumente met die uitsluiting van No 1 vereis.

Fooie betaalbaar vir bogenoemde beloop R50-00 vir SARL-lede en R150-00 vir Nie SARL-lede.

Hierdie dokumente moet gepos word aan:

SARL, Posbus 1721, Strubensvallei, 1735.

INTEGNET KEER VANDAG TERUG

Integnet keer vandag terug en sal elke laaste Sondag van die maand plaasvind. Dit is die gevolg van die geslaagde borgskapbod deur Telkom. Die gespreksprogram sal bekend staan as die Telkom SARL Integnet.

Sluit vanaand by SARL aan om 20:00 SAT vir 'n interessante bespreking oor Amateurradio op die Internasionale Ruimtestasie. Die gasspreker sal Lou McFadin W5DID wees. Lou is betrokke by die SAREX program Fase 3D en is verantwoordelik vir die toerusting aanboord van die ruimtestasie. Die program word op 3215 kHz uitgesaai met SENTEC se borgskap.

VOLGENDE RAE

Die volgende RAE vindplaas op Donderdag 23 Mei 2002. Inskrywings sluit reeds op 16 Maart 2002. Inskrywingvorms is beskikbaar op die sarl webwerf by www.sarl.org.za Die inskrywingsfooi beloop R250-00 per kandidaat en hierdie fooi sluit suksesvolle kandidate se OKOSA-sertifikaat en eerte lisensiefooi in. GEEN LAAT-INSKRYWINGS SAL AANVAAR WORD NIE. Die hoofsentrums waar die eksamen afgelê word is Pietersburg, Nelspruit, Pretoria, NARS, Alberton, Nigel, Vanderbijlpark,Durban, Bloemfontein, Kimberley, Kaapstad, George, Port Elizabeth en Oos Londen. Adisionele eksamensentrums kan geregistreer word mits daar ten minste 5 kandidate die eksamen wil aflê. Vir meer inligting om 'n eksamensentrum te registreer kan 'n e-pos gestuur word aan die Hoofeksamenbeampte by rassie@ctech.ac.za Die eksamenbeampte versoek ook alle bestaande eksamensentrums om aan hom 'n e-pos adres te stuur vir toekomstige korespondensie. Vir studiedoeleindes is die SARL/PEARS handleiding beskikbaar vanaf die SARL-boekwinkel teen R50-00 per eksemplaar.

SAATI VERGADERING

Die SAATI maandelike vergadering sal op Maandag 28 Jauarie 2002 by die Centurion biblioteek in Cantonmentsweg, Centurion te 19:30 plaasvind. Daar sal 'n kort voordrag en verversings wees. Almal is welkom.

NOODKOMMUNIKASIE OEFENINGE

Neem asseblief kennis dat die Amateurradiobaanbeamptes Vereniging gedurende 2002 noodkommunikasie oefeninge gaan onderneem op hulle 70 cm herhaler op 438,775 MHz met ondersteuning op 145,300 MHz simpleks om die organiseerders van moterwedrenne by Kyalami te ondersteun, en wel op die volgende datums:

23 Februarie 6/7 April 18 Mei 3 Augustus 5 Oktober 23/24 November

Indien u nadere besonderhede verlang skakel Roger Manton (ZR6AKK) by Tel/faks 011-465-3184 of by e-pos mantonrs@iafrica.com.

QSL-KAARTE

Luisteraars word daaraan herinner dat hulle nie die geriewe van die QSL-buro kan geniet as hulle nie lede van die SARL is nie. Die kaarte wat die buro van nie-lede ontvang sal wel gebêre word en indien die geadreseerde aansluit by die

Liga sal dit aan hulle oorhandig word. 'n Belofte wat gemaak word om QSL-kaarte te stuur en so 'n belofte word nie nagekom nie, stel alle ZS-amateurs se goeie naam in gedrang. Moet dus nie sulke beloftes maak indien jy nie van plan is om hulle na te kom nie.

TRINIDADE EILAND DX-PEDISIE

Die Araucaria DX-groep, met die ongekende samewerking van die Inepar S.A. maatskappy en sy voorsitter Oms PY5EG, die Brasiliaanse Outoriteite en die Vloot, is trots om aan te kondig dat dit 'n groot DX-pedisie na Trinidade & Martin Vaz Eilandgroep, die mees oostelike punt van Brasiliaanse gebied, sal onderskryf.

Die DX-pedisie sal werk vanaf die eiland Trinidade wat geleë is by 20°30'S en 29°18'W (roosterverwysing HG59) is 1 142 km oos van die suidoostelike Brasiliaanse staat van Espirito Santo. Hierdie sal die eerste lang DX-pedisie na hierdie veelgesogte DXCC liging in baie jare wees.

Trinidade en Martin Vaz-eilandgroep verskyn tans in die lyste van Top 30 van die meesgesogte kontakte. Omdat die ekspedisie na-aan 'n sonvlekpiek plaasvind sal tienduisende nuwe band/modus DXCC QSO's gemaak word met versamelaars van lande dwars oor die wêreld.

Die span sal vanaf Rio de Janeiro vertrek op 15 Februarie 2002 aan boord van 'n vaartuig van die Brasiliaanse vloot.
Hulle verwag om laat op die 18de Februarie 2002 op die lug te kom en sonder ophou te werk met soveel as vier stasies tot hulle vertrek op 2 Maart.

Daar sal op die alle bande vanaf 160 meter tot en met 6 meter gewerk word insluitend die WARK bande en sal RTD, PSK31 en SATV insluit. Amateur-satelietaktiwiteit is tans onseker. Spesiale beplanning is gemaak om te verseker dat die lae bande en 6 meter geaktiveer word met spesiale lugdrade en operateurs met ondervinding om die uitdagings van hierdie bande te oorkom.

DX-pedisieleier Andre PY0FF, wat oorneem na maande se delikate onderhandelings by Oms PY5EG, het die volgende span bymekaar gemaak: PY5CC, PY5HSD, PT7BZ, PY7XC, PY7ZY, PY7ZZ, PY0FF, N6FF EN W9VA.

Die span het baie kort kennisgewing gekry van die vertrekdatum en gevolglik is daar groot voorbereidings aan die gang. Die groep benodig ten minste $12 000 om te betaal vir die brandstof van die vlootvaartuig, dus word dringend finansiële ondersteuning van die DX-gemeenskap gesoek. Individuele finansiële ondersteuning sal hoog op prys gestel word en sal erken word deur die groep.

Dennis K7BV, wat as operateur onttrek het, sal die Publisiteit en Fondsinsameling met die hulp van Bill W9VA en Steve KU9C onderneem.

Kyk uit vir die DX-pedisie se webblad by www.Trinidade2002.com wat nie later as 19 Januarie aktief sal word nie. Direkte navrae aangaande die DX-pedisie kan gerig word aan k7bv@aol.com of py5eg@inepar.com.br totdat daar met

werking begin word. Daarna sal Loodsstasie Rod wc7n@gb.wave.net die ko-ordinerings pligte oornem bygestaan deur Carl N4AA. Rod mag loodsstasies in moelik bereikbare dele van die wêreld soos Asië byvoeg.

Die groep is verheug om die dienste van welbekende QSL- bestuurder Steve KU9C, nog 'n operateur wat weens besigheidsverpligtinge moes onttrek, te hê. Stuur asseblief vroëe ondersteuningsbydrae aan K7BV. U vriendelike persoonlike bydrae tesame met u QSL-selfgeadreseerde koevert aan KU9C.

Dennis Motschenbach K7BV Appollinioweg 4357 Carson City, NV 89704.

Die Araucaria DX-groep wil groot dank betuig aan die Brasiliaanse Owerheid en besonderlik aan die Brasiliaanse Vloot vir hulle baie belangrike ondersteuning wat die Wêreld se Amateurgemeenskap sal toelaat om kontak te maak met Trinidade Eiland op al die populêre modusse en bande.

Kuier gerus by die Araucaria DX-groep se webwerf Http://araucaria.inepar.com.br/

KLUBNUUS

GRENS RADIOKLUB

Die Grensradioklub (Border Radio Club) in Oos Londen will graag kennis gee dat hulle posbus vanaf 1 Januarie 2002 verander het. Die nuwe adres is: -

POSBUS 2676 BEACONBAAI 5205 OOS-LONDEN.

VRYSTAAT AMATEURRADIOBYEENKOMS

Die Bloemfontein Amateurradioklub bied op Saterdag 2 Februarie 2002 HAMFEST 020202 aan by hulle klubhuis by die Lugmagbasis Bloemspruit. Dit begin om 10:00 en sal sluit teen ongeveer 16:00.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 9750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav ZS6BWN en gelees deur vanuit .

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.